SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 13 FEBRUARIE 2022

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins uit in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE SARL SATERDAG 40 M-KLUB KOMPETISIE OP 19 FEBRUARIE

DIE SARL RAAD VERGADER OP 18 EN 19 FEBRUARIE

en

DIE ARRL DX GG KOMPETISIE VOLGENDE NAWEEK

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin hierdie bulletin met die nuus van twee stil sleutel:

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Alan Harrington ZS1DOG einde van November 2021, stil geword het. Alan was n jare lange lid van Kaapstad ARS. Ons betuig ons innige meegevoel met sy familie en vriende.

Die vader van die Outomatiese Pakket aanmelding stelsel (APRS), Bob Bruninga, WB4APR van Glen Burnie, Maryland, is Maandag 7 Februarie op die ouderdom van 73 oorlede. Volgens sy dogter het Bob aan kanker en die gevolge van COVID-19 beswyk. Oor die jare het Bob geredelik sy breë kennis en ervaring in APRS en ander onderwerpe in die amateur radio en elektroniese velde gedeel. Ons betuig ons innige meegevoel met sy familie en vriende.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE SARL SATERDAG 40 M-KLUB KOMPETISIE OP 19 FEBRUARIE

Die eerste van die SARL Saterdag 40 m Klub kompetisies vind plaas vanaf 14:00 tot 15:00 UTC op Saterdag 19 Februarie met GG, foon en digitale aktiwiteit. Die uitruiling is 'n RS-, RST- of RSQ-verslag, jou Klub-afkorting en jou 4-karakter-ruitvierkant. Jy verdien 2 punte vir 'n foon-QSO en 3 punte vir 'n GG en digitale QSO, 2 punte vir elke nuwe ruit vierkant gewerk en 1 punt vir elke nuwe klub wat gewerk word. Dien jou logstaat in teen 21:59 UTC op Donderdag

24 Februarie per e-pos na contest@sarl.org.za. Lees die reëls op bladsy 60 van die 2022 Blou Boek.

DIE SARL RAAD VERGADER OP 18 EN 19 FEBRUARIE

Die SARL Raad vergader op Vrydag 18 en Saterdag 19 Februarie by die Nasionale Amateurradiosentrum om te kyk na die begroting vir 2022/23, die nominasies vir toekennings en trofeë, die mosies vir die AJV, die reëlings vir die AJV asook die beplanning vir die 2022/23-jaar. Die Raad sal ook kyk na ontwikkelings op die IT-front en die IARU Streek 1 "Shaping the Future"-program bespreek. Raadslede beplan om die Wesrand Snuffelmark te besoek voordat hulle terugkeer huis toe.

DIE ARRL KONDIG NUWE WÊRELDWYE DIGITALE KOMPETISIE AAN

Die ARRL Wêreld wye Digitale kompetisie sal op Saterdag 4 Junie om 18:00 UTC debuteer en op Sondag 5 Junie 2022 om 23:59 UTC eindig met alle nie-RTD-modusse toegelaat. Dit sal 'n HF tot 6-meter kompetisie wees, op 160, 80, 40, 20, 15, 10 en 6 meter, met enkel-operateur en multi-enkel inskrywings kategorieë. Enkel-operateur-inskrywings kan vir 24 uur werk (met af tye geneem in een of twee pouses wat minstens 60 minute lank is), terwyl MS-inskrywings vir die volle 30 uur kan werk. Bedryf bystand word vir alle kategorieë toegelaat.

Die krag kategorieë sal QRP wees met 5 W sender uitset of minder en Lae krag met maksimum 100 W PEP sender uitset. Die uitruiling sal 'n stasie se vier-karakter ruit vierkant wees. Stasies mag mekaar een keer per band werk, ongeag die digitale modus. Deelnemers sal 1 punt vir elke kontak verdien, plus 1 punt vir elke 500 kilometer tussen stasies. In die daarop volgende jare sal die wêreld wye Digitale kompetisie op die eerste volle naweek van Junie plaasvind. Volledige besonderhede oor die nuwe kompetisie is op die ARRL-webwerf.

(Dankie aan die ARRL-brief)

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE ARRL DX GG KOMPETISIE VOLGENDE NAWEEK

Die ARRL Internasionale DX GG-kompetisie duur vanaf 00:00 UTC op Saterdag 19 Februarie tot 23:59 UTC op Sondag 20 Februarie met aktiwiteit op 160, 80, 40, 20, 15 en 10 meter. Stasies in die VSA en Kanada moet DX werk, terwyl DX-stasies stasies in die 48 aan grensende VSA-state en Kanadese provinsies moet werk.

Die uitruiling vir W/VE-stasies is 'n sein verslag en hul staat of provinsie, terwyl DX-stasies 'n sein verslag en krag as 'n nommer of afkorting sal stuur. Dien jou logboek binne sewe dae na die kompetisie in deur die web-toepassing by http://contest-log-submission.arrl.org/ te gebruik. Kry die reëls by www.arrl.org/arrl-dx.

DIE WESRAND ARK SNUFFELMARK OP 19 FEBRUARIE

Die Wesrand ARK hou hul volgende snuffelmark Saterdag 19 Februarie. Die hek open om 10:00 vir verversings en sosiale verkeer. Verkopers is welkom om van 11:30 af hul stalletjies op te stel. Bederf jouself met 'n dag uit en geniet weer die somerson. Bespreek 'n staan plek of tafel deur Phillip ZS6PVT te kontak op 083 267 3835.

AMATEUR RADIO KURSUS

Die Boland Amateurradioklub se 2022 amateur radio kursus deur middel van video konferensie, loop van 12 Februarie tot 14 Mei met die RAE eksamen op Saterdag 21 Mei 2022. Kontak Jannie Kirsten, ZS1JFK by e-pos zs1jfk@gmail.com vir meer inligting. Eksamen sentrums is geregistreer te Bellville/Parow en te Stellenbosch. Die praktiese HF assessering sal plaasvind op die Klub vergadering op Saterdag 26 Maart 2022 en op ander geleë tye.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar verskeie sonvlekke met eenvoudige magnetiese samestellings sigbaar. Daar is 'n moontlikheid van C-klas sonfakkels. Diegene wat hulle eie frekwensie voorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van 50 vir die week gebruik. Radio amateurs kan goeie DX openinge op die 10 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die dagboek van gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag – die sluitingsdatum vir PEARS BHF/UHF logstate

19 Februarie – die Wesrand Snuffelmark en die SARL 40 m Klub Kompetisie

19 en 20 Februarie – ARRL Internasionale DX GG Kompetisie

23 Februarie – die Sandton ARK Praat Tegnies Krag-uur

24 Februarie – die sluitingsdatum vir Klub Kompetisie Logstate

27 Februarie – Internasionale Melktert dag en die Sandton ARK-jakkalsjag

5 Maart – die SARL YD QSO Partytjie

5 en 6 Maart – die ARRL Internasionale DX Foon Kompetisie

6 Maart – die SARL HAMNET 40 m Gesimuleerde Nood kompetisie

8 Maart – Internasionale Vroue dag

10 Maart – die sluitingsdatum vir YD logstate

11 Maart – die sluitingsdatum vir Hamnet logstate

12 en 13 Maart – die SARL Velddag en die RSGB Statebond Kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, 'n opsomming van ons hoof berig:

Die eerste van die SARL Saterdag 40 m Klub kompetisies vind plaas vanaf 14:00 tot 15:00 UTC op Saterdag 19 Februarie met GG, foon en digitale aktiwiteit. Die uitruiling is 'n RS-, RST- of RSQ-verslag, jou Klub-afkorting en jou 4-karakter-ruitvierkant.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Vrydag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, geskryf deur Andy Cairns, ZS6ADY, geproeflees deur Vivian Dold ZS6VD en gelees deur ....................................

Van die Nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.